490

# Soos U wil, Heer, laat dit gebeur!

Soos Ú wil, Heer, laat dit ge - beur!
U wil is steeds die bes - te.
Vir al - mal wat hul tot U keer,
is U 'n veil' - ge ves - ting.

1 1b 2 3

X Lied :

1(b)

Al kom daar nood, al is daar stryd

U sal ons nooit ver - laat nie.

By U al - leen is vei - lig - heid;

by U vrees ons nie kwaad nie.

2

Ons kan ons steeds op U verlaat,
U dra ons deur die lewe.
Kan iemand ooit met woord en daad
u wyse raad weerstrewe?
Op aarde sal geen mossie val
wat U, Heer, nie van weet nie -
en gaan ek deur 'n donker dal
van dood, vrees ek geen leed nie.

3

Hoe min weet ek! Hoe bitter min
begryp ek van u werke!
U Seun se sterwe is my wins,
ek sien die spykermerke.
Ek sien die wond aan hand en sy
wat my met U versoen het.
Ek weet, o Heer, wat U vir my
in liefde hier gedoen het!